- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig en storie vertel van avonture by die see gedurende die vakansie.

Alhoewel hierdie module 38 bladsye bevat, moet die opvoeder onthou dat plus-minus drie bladsye per dag gedoen kan word bv. een lees en een klankaktiwiteit. Hou die volgorde van die bladsye dieselfde.

- SKRIF

Hoofletters en punte word vasgelê, vraagtekens word behandel en teenoorgesteldes word geleer.

Daar word begin met lopende skrif en die kleinletters word hersien.

- KLANKE EN WOORDBOU

Toekie die Towernaar hersien die volgende klanke; aa, ee, oe, ui, ei en y asook aai, ooi, oei en eeu en woordbou word gedoen met fl, vl, kl, sl, pl, gl en fr, gr, kr, tr, pr, vr, sn, kn.

### 1.5.5 LEERDERS AFDELING

### 1.5.6 Inhoud

- Ek skryf oor ...

#### 1.5.6.1 'n Piekniek……

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

..........................................................................................................................

- Lees jou storie vir die klas.
- Teken 'n prent.

LU 4.5.1 LU 4.6.5 LU 4.7.3




**Figure 1.14**

- Voltooi die patroon.

LU 4.1

### 1.5.6.2 Woordbou met Vorms.

- Bou woorde.
- Skryf die woorde.
- Maak sinne met vyf van die woorde.




**Figure 1.15**

- Woorde:

........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................

- Sinne:

........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
LU 4.7.2 LU 6.2.1

## 1.6 Dierestories - 01[6]

### 1.6.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.6.2 Dierestories

### 1.6.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.6.4 Memorandum

Inleiding

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26957/1.1/>.

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig vertel van verskillende diere en wat hulle gewoontes is. Leerders beplan ‘n praatjie oor ‘n dier en skryf ‘n verslag wat hulle vir die klas voorlees. Leerders lees die stories van “Leeu en Muis” en “Die Skilpad en die Haas” en beantwoord vrae daaroor. Daar is raaisels om te lees en op te los en leerders skryf hulle eie raaisels.

- SKRIF

| | | | |
|---|---|---|---|
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |

*continued on next page*

| | | | |
|---|---|---|---|
| : | | | |
| : | | | |

**Table 1.26**

- KLANKE EN WOORDBOU

Woorde wat eindig op die volgende medeklinkers; ks, ng, nk, lp, lk, rs, ns, nt, mp, rk asook woorde wat begin met spr, str, skr.

### 1.6.5 LEERDERS AFDELING

### 1.6.6 Inhoud

- Juffrou lees die gedig vir die leerders.

### 1.6.6.1 Dierestories

Kom laat ek julle nou vertel
van stories wat ek hoor
van diere orals om ons heen
kom lees hul oor en oor.
Die honde blaf
die katte miaau
die eende jaag die ganse -
die leeu die soek
'n groot vet bok
die luiperd skuil in die kranse.
Die olifant spuit
water oor sy rug
en die apies swaai in die takke -
die uile kyk
hou alles dop
en hiënas skree soos brakke.
Dis die diere op die plaas,
die diere in die bos
groot en klein is hulle daar
en elkeen soek sy kos.
G.J.M.









**Figure 1.16**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.1 | | LU 1.2 | |

**Table 1.27**

- Wie het geluister?

1. Wat is die gedig se naam?
2. Van watter dier word daar eerste vertel?
3. Wat doen hulle?
4. Wie kan onthou watter dier kom volgende?
5. Noem al die diere in die gedig. Kan julle die diere in volgorde weergee?
6. Hoe word die luiperd beskryf? Gee hiervoor 'n rede.
7. Hoe word die hiënas beskryf? Gee hiervoor 'n rede.
8. Wat is die belangrikste aktiwiteit waaraan die diere van die bos deelneem?
9. Vind uit wat ape eet, wat bokke eet, wat leeus eet, wat uile eet en wat olifante eet.

10. Watter diere in die gedig is mak diere?
11. Watter diere in die gedig is wilde diere?
12. Die digter nooi julle uit om ......................................
13. Lees nou self die gedig.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.4.2 | | LU 2.5.7 | | LU 3.2.1 | |

**Table 1.28**

- Sorteer die diere.
- Soek prente van…………………………....

| Klein mak diertjies | Groot mak diere |
|---|---|
| | |
| Klein wilde diertjies | Groot wilde diere |
| | |

**Table 1.29**

- Plak die prente in die regte plekke.

| | |
|---|---|
| LU 5.1 | |

**Table 1.30**

Groepwerk

- Werk in groepe.
- Kies enige mak dier.
- Skryf 'n paar feite neer oor jou MAK DIER.
- 'n Naslaanboek sal vir jou die feite gee.

#### 1.6.6.2 My mak dier

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

- Doen dieselfde met enige WILDE DIER.

### 1.6.6.3 My wilde dier

.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 3.5.1 | | LU 4.3.2 | | LU 5.3.1 | |

**Table 1.31**



**Figure 1.17**

- Voltooi die patroon.

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 1.32**

- Voltooi die woorde met die medeklinkers in die stertjies.




**Figure 1.18**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 6.1.2 | | LU 6.2.1 | |

**Table 1.33**

### 1.6.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:*LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aandagtig luister en reageer op 'n uitgebreide stel instruksies gepas vir sy/haar vlak;

***Assesseringstandaard 1.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste luistergedrag toon deur respek vir die spreker te toon, beurte te neem om te praat, vrae te stel om duidelikheid te verkry en dit wat gehoor is, op te som of kommentaar daarop te lewer;

***Assesseringstandaard 1.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met genot na stories, gedigte, liedjies en ander mondelinge tekste luister en begrip toon:

1.4.2 vir besonderhede luister;

***Leeruitkomste 2:*PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder deelneem aan klas- en groepbesprekings:

2.5.7 vrae beantwoord en redes vir antwoorde gee;

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis uit geskrewe teks skep:

3.2.1 kommentaar lewer op ‘n storie of gedig wat hy/sy gelees het en begrip toon deur vrae te beantwoord:

***Assesseringstandaard 3.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder vir inligting en genot lees:

3.5.1 boeke, fiksie en nie-fiksie, kies en sê waarvan hy/sy hou en nie hou nie.

***Leeruitkomste 4*****SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ‘n konsepweergawe van ‘n skryfstuk vir verskillende doeleindes skryf:

4.3.2 ‘n reeks kort tekste vir verskillende doeleindes skryf;

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal gebruik om te ondersoek:

5.3.1 vrae stel om duidelikheid te verkry, verduidelikings soek, alternatiewe voorstel;

***Leeruitkomste 6*****: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klanke in verband bring met letters en woorde:

6.1.2 enkel- en dubbelkonsonante en –vokale korrek gebruik;

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk:

6.1.2 sommige spelreëls gebruik om korrek te spel.

## 1.7 Dierestories - 02[7]

### 1.7.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.7.2 Dierestories

### 1.7.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.7.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig vertel van verskillende diere en wat hulle gewoontes is. Leerders beplan ‘n praatjie oor ‘n dier en skryf ‘n verslag wat hulle vir die klas voorlees. Leerders lees die stories van “Leeu en Muis” en “Die Skilpad

[7] This content is available online at <http://cnx.org/content/m26958/1.1/>.

en die Haas" en beantwoord vrae daaroor. Daar is raaisels om te lees en op te los en leerders skryf hulle eie raaisels.

- SKRIF

| | | | |
|---|---|---|---|
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |

**Table 1.34**

- KLANKE EN WOORDBOU

Woorde wat eindig op die volgende medeklinkers; ks, ng, nk, lp, lk, rs, ns, nt, mp, rk asook woorde wat begin met spr, str, skr.

## 1.7.5 LEERDERS AFDELING

## 1.7.6 Inhoud

### 1.7.6.1 Praat oor 'n dier

- Praat nou oor òf jou mak dier òf jou wilde dier.

- Maak jou praatjie interessant. Gebruik plakkate, prente en/of diagramme.
- Stel ses vrae op wat jy aan die einde van jou praatjie gaan vra om te kyk of jou maats goed geluister het.
- Skryf jou vrae hier.

1. ...........................................................................................................................
2. ...........................................................................................................................
3. ...........................................................................................................................
4. ...........................................................................................................................
5. ...........................................................................................................................
6. ...........................................................................................................................

- Skryf 'n kort verslag oor hoe jy jou praatjie beplan het, of jy dink jou maats het geluister en wat hulle kommentaar was?
- Lees weer jou verslag en kyk of jy hoofletters, punte, vraagtekens, ensovoorts, onthou het.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.7.1 | | LU 2.7.3 | | LU 4.7.2 | |

**Table 1.35**

- Versier die bladsy.

#### 1.7.6.2 My Verslag

...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................
...........................................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.4.2 | | LU 4.4.3 | | LU 4.5.2 | |

**Table 1.36**



**Figure 1.19**

- Voltooi die patroon.

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 1.37**

- Toekie die Towenaar help met woordbou.




**Figure 1.20**

- Skryf al die woorde.

gans, dans _____ _____ _____
hemp _____ _____ _____ _____
sent _____ _____ _____ _____
vark _____ _____ _____ _____

- Maak sinne met sommige van die woorde.

1. ...............................................................................................................................
2. ...............................................................................................................................
3. ...............................................................................................................................
4. ...............................................................................................................................
5. ...............................................................................................................................
6. ...............................................................................................................................
7. ...............................................................................................................................
8. ...............................................................................................................................
9. ...............................................................................................................................
10. ...............................................................................................................................

| LU 4.3.2 | | LU 4.6.5 | |
|---|---|---|---|

**Table 1.38**



**Figure 1.21**

- Voltooi die patroon.

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 1.39**

## 1.7.7 Assessering

***Leeruitkomste 2:*PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder mondelinge aanbiedings doen:

2.7.1 klasriglyne vir 'n goeie aanbieding ontwikkel met steun en hulp van onderwyser;

2.7.3 visuele hulpmiddele gebruik om mondelinge aanbieding aan te vul.

***Leeruitkomste 4*SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ‘n konsepweergawe van ‘n skryfstuk vir verskillende doeleindes skryf:

4.3.2 ‘n reeks kort tekste vir verskillende doeleindes skryf;

***Assesseringstandaard 4.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skryfstukke hersien:

4.4.2 eie skryfwerk redigeer;

4.4.3 eie skryfwerk hersien nadat terugvoering ontvang is;

***Assesseringstandaard 4.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skryfstukke“publiseer”::

4.5.2 skryfwerk met die bedoelde teikengroep deel, soos die gesin of maats;

***Assesseringstandaard 4.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder woordeskat opbou en self woorde spel:

4.6.5 kennis van klanke en spelreëls gebruik om onbekende woorde te skryf;

***Assesseringstandaard 4.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik:

4.7.2 punktasie gepas gebruik.

***Assesseringstandaard 6.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klanke in verband bring met letters en woorde:

6.1.2 enkel- en dubbelkonsonante en –vokale korrek gebruik;

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk:

6.1.2 sommige spelreëls gebruik om korrek te spel.

## 1.8 Dierestories - 03[8]

### 1.8.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.8.2 Dierestories

### 1.8.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.8.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

[8]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26959/1.1/>.

Die gedig vertel van verskillende diere en wat hulle gewoontes is. Leerders beplan ‘n praatjie oor ‘n dier en skryf ‘n verslag wat hulle vir die klas voorlees. Leerders lees die stories van “Leeu en Muis” en “Die Skilpad en die Haas” en beantwoord vrae daaroor. Daar is raaisels om te lees en op te los en leerders skryf hulle eie raaisels.

- SKRIF

| | | | |
|---|---|---|---|
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |

**Table 1.40**

- KLANKE EN WOORDBOU

Woorde wat eindig op die volgende medeklinkers; ks, ng, nk, lp, lk, rs, ns, nt, mp, rk asook woorde wat begin met spr, str, skr.

## 1.8.5 LEERDERS AFDELING

## 1.8.6 Inhoud

- Lees die storie van .....

#### 1.8.6.1 Die Leeu en die Muis - ('n Tradisionele fabel)

Eendag beland 'n piepklein muisie in die poot van 'n yslike groot leeu. "Ek het jou gevang, Meneer Muisie, jy is myne!" brul die yslike groot leeu.

"Asseblief, Grote Leeu, Koning van die Diere, moet my nie seermaak nie. Laat my asseblief los. My kinders wag vir my en die son sak al laag. As jy my loslaat, sal ek vir jou ook eendag 'n guns bewys", pleit die muisie.

"Jy weet", brul die yslike, groot leeu, "ek dink nie jy sal enige nut vir my wees nie. Jy is glad te klein om vir my gunste te bewys. Maar loop maar, ek sal jou lewe spaar ter wille van jou kinders. Toe, loop nou, voor ek van plan verander."

Piepklein Muisie skarrel vinnig weg en verdwyn in die bosse.

'n Paar dae later word Grote Leeu in 'n strik gevang. Hy is vas en kan nie roer nie. Hy brul en brul, maar kan nie loskom nie. Skielik hoor hy 'n "piep-piep" hier naby hom. Sowaar, dit is dieselfde muisie wat hy 'n paar dae tevore gevang het.

"Lê stil", piep die muisie, "Ek sal gou-gou die toue deurknaag, dan sal jy los wees."

"Ag, ou Muisie," kla Grote Leeu moedeloos, die toue is so dik en jou tandjies is so klein. Hoe sal jy dit regkry?"

Maar die muisie hou net aan met knaag en sowaar, kort voor lank is daar 'n yslike gat waardeur Grote Leeu kan kruip.

"Baie dankie, Kleine Muisie. Jy het vandag my lewe gered. Al is jy baie, baie klein, het jy my gered toe ek magteloos was. Ek is jammer dat ek gedink het dat jy te klein is om my te help. Ek sal vir jou en jou kindertjies 'n groot geskenk gee." Hulle was vir ewig vriende.

- Teken die prent.



**Figure 1.22**

| | |
|---|---|
| LU 3.3.1 | |

**Table 1.41**

- Beskryf in 'n paar sinne die verskille tussen die muisie en die leeu.



**Figure 1.23**

Muisie

........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................

Leeu

........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................

- Dramatiseer die storie vir die klas.
- Beplan nou die opvoering:

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 2.3 | | LU 5.5.2 | |

**Table 1.42**

- Kyk weer na:

HOOFLETTERS,
PUNTE, en
VRAAGTEKENS

- Neem 'n rooi potloodkryt en verander die foute wat gemaak is.
- Lees die storie versigtig deur en kyk of jy al die foute reggemaak het.
- Teken die prent.



**Figure 1.24**

| | |
|---|---|
| LU 4.7.2 | |

**Table 1.43**

- Skryf nou die volgende hoofstuk van "Hoppie die Hasie" en voorspel wat jy dink met hom gebeur het.
- Gee jou storie 'n titel.
- Teken die prent.
- Lees jou storie vir die klas.

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.3.3 | | LU 4.4.3 | | LU 4.5.1 | | LU 4.6.1 | | LU 4.7.4 | |

**Table 1.44**



**Figure 1.25**

- Voltooi die patroon.

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 1.45**

- Voltooi die woorde met 'n klinker.




**Figure 1.26**

- Waar pas hulle in?

1. Luister na die mooi ................................................................. van die klavier.
2. Jy sal jou vinger ........................................................................... by die vuur.
3. Dis 'n groot ........................................................................................ bye.
4. Jy sal my motor ..........................................................................................
5. Slim kinders is ..........................................................................................
6. Hy ......................................................................................... na sy asem.
7. Dit was 'n ...................................................... brander wat my omgestamp het.
8. Kyk hoe mooi ..................................................................... die diamant.

| | |
|---|---|
| LU 6.1.2 | |

**Table 1.46**

### 1.8.7 Assessering

***Leeruitkomste 2:*PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige stories met 'n begin, middel en einde skep en vertel deur beskrywende taal te gebruik, herhaling te vermy en elemente van intrige en karakterisering te gebruik;

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder tekste op hul eie lees en 'n verskeidenheid strategieë gebruik om betekenis te skep:

3.3.1 'n geskrewe teks vlot en met begrip lees:

***Leeruitkomste 4*SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik:

4.7.2 punktasie gepas gebruik;

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige strategieë gebruik om inligting te verkry:

5.5.2 staaf en verduidelik argumente deur redes en bewyse te verskaf.

***Leeruitkomste 6*****: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klanke in verband bring met letters en woorde:

6.1.2 enkel- en dubbelkonsonante en –vokale korrek gebruik.

## 1.9 Dierestories - 04[9]

### 1.9.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.9.2 Dierestories

### 1.9.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.9.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig vertel van verskillende diere en wat hulle gewoontes is. Leerders beplan ‘n praatjie oor ‘n dier en skryf ‘n verslag wat hulle vir die klas voorlees. Leerders lees die stories van “Leeu en Muis” en “Die Skilpad en die Haas” en beantwoord vrae daaroor. Daar is raaisels om te lees en op te los en leerders skryf hulle eie raaisels.

- SKRIF

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26960/1.1/>.

| | | | |
|---|---|---|---|
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |
| : | | | |

**Table 1.47**

- KLANKE EN WOORDBOU

Woorde wat eindig op die volgende medeklinkers; ks, ng, nk, lp, lk, rs, ns, nt, mp, rk asook woorde wat begin met spr, str, skr.

## 1.9.5 LEERDERS AFDELING

## 1.9.6 Inhoud

- Lees die storie van .....

### 1.9.6.1 Die Skilpad en die Haas

'n Skilpad is 'n dier wat baie stadig beweeg.

Eendag sê die uitgeslape skilpad vir Haastige Hasie: "Ek wed jou ek sal jou wen as ons twee resies hardloop." Die hasie kyk verbaas na skilpad en dink by homself: "Ek het seker nie reg gehoor nie. Glo

hierdie trapsuutjies nou regtig hy sal my wen? Weet hy nie hoe vinnig ek kan hardloop nie? Hier is nie 'n hond op hierdie plaaswerf wat my kan vang nie!"

"Nou goed", sê Haas, "ons kan môre resies hardloop en dan kyk ons wie kom eerste by die wenstreep aan."

Die volgende oggend het al wat dier is bymekaar gekom om hierdie resies dop te hou.

Skilpad en Haas staan gereed.

"Op julle merke, gereed en weg is julle!" roep die olifant en hy blaas die fluitjie so hard dat dit deur die bos weergalm.

Haastige Haas spring met 'n vaart in die pad.

'n Groot stofwolk agtervolg hom en hy verdwyn heeltemal daaragter.

Skilpad stap maar voetjie vir voetjie aan.

Hy is baie rustig en glimlag vir homself.

Hasie dink toe dat hy genoeg tyd het om nou eers 'n bietjie te rus en 'n bietjie te eet.

Hy gaan lê uitgestrek in die koelte van 'n groot boom en begin knibbel aan die smaaklike, vars, groen grassies wat daar naby hom groei. Dit smaak heerlik, dink hy, en lê agteroor.

Hy lê so lekker dat hy insluimer en vergeet van Ou Skilpad.

Skilpad is bult-op en bult-af.

Hy kyk nie regs nie en ook nie links nie.

Hy hou net aan.

Uiteindelik is hy twee tree van die wenstreep.

Dis toe dat Hasie wakker skrik en onthou!

Hy spring soos 'n weerligstraal daar weg, maar te laat!

Skilpad is oor die wenstreep!

Al die diere juig en klap hande vir die wenner.

"Jy sien", sê Skilpad, "dit is waar wat hulle sê: HOE MEER HAAS, HOE MINDER SPOED. Jy het gedink jy is vinniger as ek en toe het jy te gerus geraak."

Skilpad stap weg met 'n glimlag wat nou nog breër is.

| | |
|---|---|
| LU 3.3.1 | |

**Table 1.48**

- Beantwoord die vrae .....

1. Hoe het skilpad van die begin af geweet hy gaan die resies wen?
   ..........................................................................................................................
   ..........................................................................................................................
2. Wie, het die ander diere gedink, gaan wen? Gee 'n rede.
   ..........................................................................................................................
   ..........................................................................................................................
3. Hoekom kon "aanhouer wen" ook 'n goeie naam gewees het vir die storie?
   ..........................................................................................................................
   ..........................................................................................................................
4. Skilpad is 'n nederige diertjie. Reg/verkeerd? Gee 'n rede waarom jy so sê.
   ..........................................................................................................................
   ..........................................................................................................................

| | |
|---|---|
| LU 3.2.1 | |

**Table 1.49**

- Soek die woorde in die storie wat Skilpad en Hasie beskryf.
- Stel twee lyste saam.

SKILPAD
HASIE

- Dink aan jou eie woorde wat Skilpad en Hasie beskryf.

SKILPAD
HASIE
Voltooi die volgende sinne met verskillende beskrywende woorde, sonder om kleure te gebruik.
1. Sy het 'n ........................................................................................ rok gedra.
2. Sy het 'n ........................................................................................ rok gedra.
3. Sy het 'n ........................................................................................ rok gedra.

| | |
|---|---|
| LU 6.2.4 | |

**Table 1.50**

- Skryf die storie oor in 'n paar sinne.
- Skryf die sinne op die pad waarlangs Skilpad en Hasie resies gejaag het.



**Figure 1.28**

- Voltooi die patroon.

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 1.52**

## 1.9.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis uit geskrewe teks skep:

3.2.1 kommentaar lewer op 'n storie of gedig wat hy/sy gelees het en begrip toon deur vrae te beantwoord:

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder tekste op hul eie lees en 'n verskeidenheid strategieë gebruik om betekenis te skep:

3.3.1 'n geskrewe teks vlot en met begrip lees:

***Leeruitkomste 4*SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n konsepweergawe van 'n skryfstuk vir verskillende doeleindes skryf:

4.3.2 'n reeks kort tekste vir verskillende doeleindes skryf;

***Leeruitkomste 6*: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk:

6.2.4 adjektiewe verstaan en gebruik.

## 1.10 Dierestories - 05[10]

[10] This content is available online at <http://cnx.org/content/m26961/1.1/>.

# Chapter 2

# Kwartaal 2

## 2.1 Muggie Deel 01 - 01[1]

### 2.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 2.1.2 Muggie Deel 1

### 2.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.1.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Module 3 is die eerste van drie modules wat handel oor Muggie. Muggie is ‘n muisie wat met die leerders per brief kommunikeer. Leerders kry geleenthede om briewe aan Muggie te skryf en oplossings te soek vir die geraas in die klas.

Muggie skryf ook vir die klas ‘n raaisel in “muistaal”, naamlik “Wat het muise wat ander diere nie het nie?” Antwoord: Babamuise.

- SKRIF

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m26998/1.1/>.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| : | | | | |
| : | | | | |
| : | | | | |
| , | | | | |

**Table 2.1**

- KLANKE EN WOORDBOU

Woorde wat eindig op ng en nk; 'n "d" of 'n "t"; woorde wat begin met ge-, be-, en ver-.

## 2.1.5 LEERDERS AFDELING

## 2.1.6 Inhoud

- Luister na die gedig.
- Praat daaroor.
- Lees dit nou.

### 2.1.6.1 Hok toe

Die lang vakansie is verby,
die skole gaan begin.

Daar lui die wekker, kan jy glo!
Dis opstaan tyd vir my.
Dis tande borsel, boeke pak,
die skoene druk maar seer!
Dis kosblik, skryfgoed in my sak,
eEn hok toe gaan ek weer.
Juffrou wag daar in die deur,
en kyk daar is my maats.
Ons werk, en lag en terg mekaar -
ek hou van skool - SOWAAR!
G.J.M.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.1 | | LU 1.4.5 | | LU 2.5.4 | | LU 3.2.1 | |

**Table 2.2**

- Bespreek die naam "Hok toe".
- Soek die woorde wat rym met:

verby…………………………; pak ………………………; mekaar ………………………;

- Maak 'n lys van al die dinge wat jy soggens moet doen voor jy skool toe gaan.

1. .......................................................................................................................
2. .......................................................................................................................
3. .......................................................................................................................
4. .......................................................................................................................
5. .......................................................................................................................

- Vertel vir die klas waarom jy van skool hou of nie hou nie.
- As jy nie van skool hou nie, wat sal jy wil verander sodat jy meer van skool sal hou?

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 3.2.1 | | LU 4.2.1 | | LU 4.3.2 | |

**Table 2.3**

- Lees die brief wat MUGGIE vir jou geskryf het.
- Kyk na moeilike woorde.




**Figure 2.1**

Liewe __________________

(Skryf jou naam hier)

Soos jy kan sien, is dit Dinsdag laatmiddag. Die skole het vandag weer begin na 'n lekker rustige vakansie. Ek sê rustig, want dit was vir my rustig sonder die gewoel en gewerskaf hier in die klaskamer sonder julle.

Maar wag, laat ek myself bekend stel. Jy ken my mos nie. Ek is Muggie. Jy het my nog nooit gesien nie. Ek is 'n piepklein muisie, baie kleiner as 'n gewone muis, dus sal jy my nie maklik raaksien nie. Ek is bruin, met spits oortjies, blink ogies soos fyn swart kraletjies (my ma sê so), snorbaarde en 'n

l - a - a - n - n - g stert. My oupa sê altyd die slimste muise het die langste sterte. Dit is hy wat my leer skryf het soos julle mensekinders. Daarom kan ek vandag vir jou 'n brief skryf.

Jy kan nie muistaal verstaan of skryf nie, al is jy in Graad 3. Maar toemaar, ek sal nog vir jou leer!

Oeps! Ek moet gaan. Al die muise hier in die skool gaan vergadering hou. Ek skryf weer, dan sal ek jou sê waar ek woon.

Muissoentjies

Muggie.

- Het jy Muggie se brief verstaan?
- Beantwoord die volgende vrae. Onthou hoofletters en punte.

1. Wie is Muggie? Muggie ..........................................................................................

........................................................................................................................................

2. Hoe lyk hy?

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

3. Waarom is hy anders as ander muise? Gee twee redes.

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

4. Hoekom kan Muggie skryf?

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

5. Waar dink jy woon Muggie? Gee 'n rede vir jou antwoord.

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

6. Watter plan kan jy maak om vir Muggie te ontmoet?

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

7. Sou jy hom graag wou sien? Hoekom?

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

8. Dink jy ook hy is slim? Gee 'n rede.

........................................................................................................................................

........................................................................................................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.2.1 | | LU 4.6.5 | |

**Table 2.4**




**Figure 2.2**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 2.5**




**Figure 2.3**

- Lees die sin.

Muggie het spits oortjies en bruin hare en snorbaarde en 'n lang stert en blink ogies en vier pote en 'n piepklein mondjie.

- Dit is beter om kommas te gebruik as en .... en .... en .... en
- Lees nou weer.

Muggie het spits oortjies, bruin hare, snorbaarde, 'n langstert, blink ogies, vier pote en 'n piepklein mondjie.

- Skryf hierdie sinne oor en gebruik KOMMAS.

1. Daar lê krale en knippies en rekkies en knope in die bakkie.
.......................................................................................................................................
.......................................................................................................................................
2. Sy speel tennis en muurbal en netbal en bofbal en hokkie.
.......................................................................................................................................
.......................................................................................................................................

| | |
|---|---|
| LU 4.7.2 | |

**Table 2.6**

- Teken 'n prent van Muggie. Jy weet mos nou presies hoe hy lyk.
- Kyk! Hierdie woorde is eintlik twee woorde wat saamgevoeg is om 'n nuwe woord te maak.

klas + kamer = klaskamer
snor + baarde = snorbaarde
piep + klein = piepklein

- Doen dieselfde met:

- Voltooi die sinne met die regte verkleinwoorde.

1. Die klein .................................................. (vroujie, vroutjie) dra die swaar pak.
2. Ek het ‘n klein ............................................................... (kattjie, katjie) gekry.
3. Ek blaas die........................................................................ (fluitjie, fluittjie)
4. Ek plant die....................................................................... (planjie, plantjie)
5. Waar is my ....................................................................... ? (prentjie, prenjie)
6. Sy ................................................................................ is seer. (tontjie, toontjie)
7. Sy soek die ........................................................................ (speltjie, speldjie)
8. Ek sit die brood in sy ...............................................................(hanjie, handjie)
9. Die ................................................................................ huil. (seuntjie, seunjie)
10. My ............................................................................ is weg. (hontjie, hondjie)

| | |
|---|---|
| LU 6.2 | |

**Table 3.82**




**Figure 3.29**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 3.83**

- Lees die woorde.
- Klap die lettergrepe.
- Verdeel die woorde in lettergrepe.

| | | |
|---|---|---|
| ongerus, | oneerlik, | wonderlik, |
| ongehoorsaam, | behulpsaam, | gehelp |

**Table 3.84**

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| o n | g e | r u s | | o n e e r l i k | | |
| | | | | | | |
| | | | | | | |
| w o n d e r l i k | | | | o n g e h o o r s a a m | | |
| | | | | | | |
| | | | | | | |
| b e h u l p s a a m | | | | g e he l p | | |
| | | | | | | |

**Table 3.85**

- Gebruik ‘n woordeboek om te kyk wat hierdie woorde beteken.
- Maak sinne met die woorde.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 3.5 | |

**Table 3.86**

- Voltooi die alfabet.

a, .............., c, .............., .............., f, .............., .............., i, j, .............., .............., m, .............., .............., .............., q, .............., .............., t, .............., .............., w, x, .............., ..............,

- Wat kom “voor” en “na”

............. e ............. , ............. s ............. , ............. b ............. , ............. m ............. , ............. k ............. , ............. w ............. .

- Skryf hierdie woorde in alfabetiese orde.

1. hond, akkedis, slang, olifant.
.......................................................................................................................................
2. man, kind, vrou, seun, dogter.
.......................................................................................................................................
3. appel, appelkoos, pruim, pynappel, perske.
.......................................................................................................................................

| | |
|---|---|
| LU 3.5 | |

**Table 3.87**

### 3.9.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankkennis vaslê:

***Assesseringstandaard 3.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder vir inligting en genot lees:

***Leeruitkomste 4*SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder toenemend leesbaar skryf:

***Leeruitkomste 6:*TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder werk met woorde.

# Chapter 4

# Kwartaal 4

## 4.1 Debbie se Dagboek - 01[1]

### 4.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.1.2 Debbie se dagboek

### 4.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 4.1.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig gaan oor verhoudings en gedrag. Die klas luister daarna, lees dit en bespreek die vrae.

Die storie gaan oor Debbie wat besef hoe dankbaar sy behoort te wees omdat sy 'n gelukkige, onselfsugtige gesin het.

Aktiwiteite soos idiome en lettergrepe is ingesluit en leerders begin ook nou hul skryfwerk beplan. Hiervoor gebruik hul 'n vloeidiagram.

Die klasprojek om geld in te samel, skep geleentheid vir die integrering van ander leerareas soos Tegnologie en Wiskunde.

- SKRIF

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m29742/1.1/>.

Hoof- en kleinletters word met die skryf van rympies geoefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Die volgende groepe verkleinwoorde word aangeleer: boek – boekie; arm – armpie; toring – torinkie; pop – poppie; roos – rosie.

### 4.1.5 LEERDERS AFDELING

### 4.1.6 Inhoud

- Versier die bladsy.

Debbie se vaste voornemens
Hierdie dinge moet ek onthou
en uitleef dag vir dag –
ek moet my naaste liefhê,
bedagsaam wees en lag.
Dit is nie altyd maklik nie.
om stil te bly en niks te sê
as boetas altyd net wil koning kraai
moet jy hare op jou tande hê.
Maar ek sal baie hard probeer
om die ander wang te draai.
ek het dit nou op swart en wit
om vrede te wil saai.
G.J.M.

- In elke versie van die gedig neem Debbie haar voor om iets goeds te doen. Bespreek haar voornemens en vertel vir die klas waarom julle dink sy sulke voornemens uitgespreek het.
- Hoe voel julle oor die besluite wat Debbie geneem het?
- Dink julle sy sal daarby kan hou? Wat sal sy moet doen? Wat sal sy nie moet doen nie?

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.4 | | LU 2.5 | | LU 3.2 | | LU 5.2 | |

**Table 4.1**

- Lees die idiome wat in die gedig voorkom.
- Bespreek die betekenis van elkeen.
- Teken ‘n prent om elkeen van die idiome te illustreer.




**Figure 4.1**

| | |
|---|---|
| 1 | 2 |
| 3 | 4 |

**Figure 4.2**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 3.5 | | LU 5.3 | |

**Table 4.2**




**Figure 4.3**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 4.3**

- Hierdie woorde kry 'n .

'n Groot . . . . 'n Klein . . . .
boek boekie
vlieg ......................................................................

vurk ......................................................................
vark ......................................................................
gans ......................................................................
kers ......................................................................
vuis ......................................................................
muis ......................................................................
duif ......................................................................
tulp ......................................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 4.6 | | LU 6.2 | |

**Table 4.4**

- Lees Debbie se dagboek.
- Maak seker jy weet waaroor sy skryf.
- Lees dit noukeurig en met gevoel vir Juffrou.

#### 4.1.6.1 Debbie se dagboek – Dag 1

Liewe Dagboek

Vandag het ek weer besef hoe kosbaar my familie vir my is. Ek is so bevoorreg om sulke liefdevolle ouers te hê. Ja, en laat ek dit maar swart op wit sit, my boetie en sussie is ook vir my kosbaar, al stry en baklei ons soms.

Dit het my laat dink aan weeskinders en wat hulle nie alles in die lewe moet verbeur nie! ‘n Mens wonder waar kry hulle ouerliefde? Wie stel in hulle belang? Met wie kan hulle gesels as hulle in die moeilikheid beland? Dit het my baie hartseer gemaak.

Ja, ons is ‘n baie hegte en gelukkige gesin. Dankie, Mams en Pappa, dat julle ons liefhet en vir ons sorg!

Môre sal ek vir julle elkeen ‘n drukkie gee.

- Gebruik jou woordeboek en vind uit wat beteken:

bevoorreg; verbeur.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 3.3 | | LU 3.5 | | LU 4.6 | |

**Table 4.5**

- Verdeel die volgende woorde in lettergrepe.
- Kyk mooi watter lettergrepe is lank en oop en watter is kort en toe.

| | | | |
|---|---|---|---|
| kosbaar | | bevoorreg | baklei |
| kos | baar | | |
| liefdevolle | | moeilikheid | verbeur |
| | | | |
| ouerliefde | | woordeboek | drukkie |
| | | | |
| koekverkoping | | tegemoetkomend | |
| | | | |

**Table 4.6**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 6.1 | |

**Table 4.7**

- Bespreek die betekenis van elkeen van hierdie idiome.
- Teken 'n prent vir elke idioom.




**Figure 4.4**




**Figure 4.5**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 3.5 | | LU 5.3 | |

**Table 4.8**




**Figure 4.6**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 4.9**

#### 4.1.6.2 Verkleinwoorde

- Hierdie woorde kry 'n .

'n Groot . . . . 'n Klein . . . .

arm armpie
raam ............................................................................
wurm ............................................................................
stroom ............................................................................
naam ............................................................................
droom ............................................................................
derm ............................................................................
boom ............................................................................
duim ............................................................................
pruim ............................................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 4.6 | | LU 6.2 | |

**Table 4.10**

### 4.1.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:*LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne ‘n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met genot na stories, gedigte, liedjies en ander mondelinge tekste luister en begrip toon:

1.4.5 vrae oor ‘n mondelinge teks beantwoord;

***Leeruitkomste 2:*PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne ‘n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder deelneem aan klas- en groepbesprekings:

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis skep uit geskrewe teks:

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder tekste lees op hul eie en gebruik maak van ‘n verskeidenheid strategieë om betekenis te skep;

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankkennis vaslê:

***Assesseringstandaard 3.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder vir inligting en genot lees:

***Leeruitkomste 4:*SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder toenemend leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik en skryf sodat ander kan verstaan:

***Leeruitkomste 5:*DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal gebruik om te dink en te redeneer:

***Assesseringstandaard 5.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal gebruik om te ondersoek:

***Leeruitkomste 6*: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klanke in verband bring met letters en woorde:

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk.

# 4.2 Debbie se dagboek - 02[2]

## 4.2.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.2.2 Debbie se dagboek

## 4.2.3 OPVOEDERS AFDELING

## 4.2.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig gaan oor verhoudings en gedrag. Die klas luister daarna, lees dit en bespreek die vrae.

Die storie gaan oor Debbie wat besef hoe dankbaar sy behoort te wees omdat sy 'n gelukkige, onselfsugtige gesin het.

Aktiwiteite soos idiome en lettergrepe is ingesluit en leerders begin ook nou hul skryfwerk beplan. Hiervoor gebruik hul 'n vloeidiagram.

Die klasprojek om geld in te samel, skep geleentheid vir die integrering van ander leerareas soos Tegnologie en Wiskunde.

- SKRIF

Hoof- en kleinletters word met die skryf van rympies geoefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Die volgende groepe verkleinwoorde word aangeleer: boek – boekie; arm – armpie; toring – torinkie; pop – poppie; roos – rosie.

## 4.2.5 LEERDERS AFDELING

## 4.2.6 Inhoud

- Lees vlot en met gevoel.

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29744/1.1/>.

#### 4.2.6.1 Debbie se dagboek – Dag 2

Wat het ek vandag geleer? Iets baie belangrik! ‘n Lewensles!

Dit is wat gebeur het.

Ek het vanoggend wakker geword en toe onthou ek daar gaan ‘n koekverkoping by die skool gehou word. Ek moes vir Mams al gister daarvan vertel het, maar dit het my heeltemal ontgaan.

Toe ek haar vra vir geld om iets by die koekverkoping te koop, het sy net genoeg geld vir haar buskaartjie in haar beursie gehad. Sy het my herinner dat ek haar vroeër moes gesê het dan sou sy seker gemaak het dat sy genoeg geld by haar gehad het.

Nietemin, sy was so gaaf om te sê ek kon die geld uit haar beursie neem en sy sal na Tant Nellie stap om ‘n geleentheid saam met haar te vra.

Sy was so tegemoetkomend, al moes sy ‘n hele ent na Tant Nellie toe stap!

Sy was so onselfsugtig en het net aan my behoeftes gedink.

Dankie, Mams, ek is lief vir Mams!

| | |
|---|---|
| LU 3.3 | |

**Table 4.11**

- Verdeel in groepies van vier of vyf.
- Bespreek die volgende vrae en stellings met mekaar.
- Vertel vir die klas waaroor julle gesels het.

1. Wat is “’n gelukkige gesin?” Wat maak ‘n gesin gelukkig?

2. Wat maak ‘n gesin ongelukkig?

3. Dink aan drie dinge wat jy kan doen om julle gesin gelukkig te maak.

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

4. Watter belangrike lewensles het Debbie se ma vir haar geleer?

5. Hoe het Debbie gevoel toe sy besef sy het nie vir haar ma voor die tyd gesê van die koekverkoping nie?

6. Toe haar ma vir haar uit haar penarie help, was Debbie baie . . . . . . .

hartseer of gelukkig of dankbaar of kwaad

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 3.2 | |

**Table 4.12**

#### 4.2.6.2 Verkleinwoorde

Hierdie woorde verloor “g” en kry ‘n “kie”.

‘n Groot . . . . ‘n Klein . . . .

toring torinkie

varing ...........................................................................

koning ...........................................................................

garing ...........................................................................

doring ...........................................................................

ketting ...........................................................................

horing ...........................................................................

- Maak jou eie sinne.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.7 | | LU 4.6 | | LU 6.2 | |

**Table 4.13**




**Figure 4.7**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 4.14**

Bespreek in die klas in watter moeilikheid jy as seun of dogter kan beland.

- Veronderstel jy het 'n beste maat wat jou uit die moeilikheid help. Bespreek wat hy/sy gedoen het om vir jou "'n klip uit die pad te rol".
- Skryf nou jou eie storie.
- Gebruik die vloeidiagram om jou storie te beplan sodat jy presies kan weet wat eerste gebeur, ens.
- Kies 'n titel vir jou storie van hoe jou maat vir jou 'n klip uit die pad gerol het.

| | |
|---|---|
| | • Verduidelik jou probleem. |
| | |
| | • Besluit wie gaan jou help. Hoe gaan hy/sy jou help? |
| | |
| | • Het jou maat se plan gewerk? Vertel wat gebeur het. |
| | |
| | • Hoe het julle gevoel? |

**Table 4.15**

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 2.8 | | LU 4.4 | | LU 5.5 | | LU 5.4 | |

**Table 4.16**

- Gebruik jou vloeidiagram. Kyk of die idees interessant is en skryf jou storie.
- Lees jou storie vir die klas.
- Laat hulle kommentaar daarop lewer.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| • Het jy netjies geskryf? | Ja | | | Nee | | |
| *continued on next page* | | | | | | |

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| • Het jy hoofletters en punte onthou? | Ja | | | Nee | | |

**Table 4.17**

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.3 | | LU 4.5 | | LU 4.7 | | LU 6.2 | |

**Table 4.18**

#### 4.2.6.3 Verkleinwoorde

- Hierdie woorde het almal kort klinkers en die lettergreep is toe.
- Die medeklinkers aan die einde van die woorde word verdubbel.

'n Groot . . . . 'n Klein . . . .

pop poppie
vis ..........................................................................
rok ..........................................................................
prop ..........................................................................
plek ..........................................................................
stok ..........................................................................
kas ..........................................................................
lig ..........................................................................
mes ..........................................................................
lip ..........................................................................
kop ..........................................................................

| | |
|---|---|
| LU 3.4 | |

**Table 4.19**




**Figure 4.8**

| LU 4.1 | |
|---|---|

**Table 4.20**

### 4.2.7 Assessering

***Leeruitkomste 2:*****PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder deelneem aan klas- en groepbesprekings:

***Assesseringstandaard 2.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betrokke raak by gesprekvoering as ‘n sosiale vaardigheid.

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis skep uit geskrewe teks:

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder tekste lees op hul eie en gebruik maak van ‘n verskeidenheid strategieë om betekenis te skep;

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankkennis vaslê:

***Leeruitkomste 4:*****SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder toenemend leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ‘n konsepweergawe van ‘n skryfstuk vir verskillende doeleindes skryf;

***Assesseringstandaard 4.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skryfstukke hersien:

***Assesseringstandaard 4.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik en skryf sodat ander kan verstaan:

***Assesseringstandaard 4.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik;

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige navorsing doen:

***Assesseringstandaard 5.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting verwerk:

***Leeruitkomste 6*****: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk.

## 4.3 Debbie se dagboek - 03[3]

### 4.3.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.3.2 Debbie se dagboek

### 4.3.3 OPVOEDERS AFDELING

### 4.3.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29746/1.1/>.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig gaan oor verhoudings en gedrag. Die klas luister daarna, lees dit en bespreek die vrae.

Die storie gaan oor Debbie wat besef hoe dankbaar sy behoort te wees omdat sy ‘n gelukkige, onselfsugtige gesin het.

Aktiwiteite soos idiome en lettergrepe is ingesluit en leerders begin ook nou hul skryfwerk beplan. Hiervoor gebruik hul ‘n vloeidiagram.

Die klasprojek om geld in te samel, skep geleentheid vir die integrering van ander leerareas soos Tegnologie en Wiskunde.

- SKRIF

Hoof- en kleinletters word met die skryf van rympies geoefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Die volgende groepe verkleinwoorde word aangeleer: boek – boekie; arm – armpie; toring – torinkie; pop – poppie; roos – rosie.

## 4.3.5 LEERDERS AFDELING

## 4.3.6 Inhoud

- Lees vir Juffrou.

### 4.3.6.1 Debbie se dagboek – Dag 3

Liewe Dagboek,

Die koekverkoping het baie goed afgeloop. Daar was tafels vol lekkernye te koop. Ek het springmielies, lekkers, koekies en koeldrank gekoop.

Ek het die klapperkoekies vir Mams gebring. Ek weet dit is haar gunstelingkoekies. Sy het heerlik daaraan gesmul.

Chantel het mos dieselfde oorgekom as ek. Sy het ook vergeet van die koekverkoping met die gevolg dat sy toe nie geld saamgebring het nie. Ek was baie jammer vir haar, want amper was ek ook in daardie bootjie. Ek het toe aan my ma se onselfsugtigheid gedink en al my lekkernye met haar gedeel. Dit het my baie goed laat voel, want Mams leer ons altyd om te deel en vriendelik en behulpsaam te wees.

Ek dink die wêreld sal ‘n baie beter plek wees as elkeen van ons meer onselfsugtig kan wees en ons oë oophou om te help waar ons kan.

Nou is ek so vaak!

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.2 | | LU 3.3 | |

**Table 4.21**

### 4.3.6.2 Verkleinwoorde

- Hierdie woorde het lang lettergrepe wat oop is en die een klinker verdwyn in die verkleinwoorde. Die letter-grepe bly steeds oop.

'n Groot . . . . 'n Klein . . . .

roos ro sie
knoop ........................................................................................
haas ........................................................................................
aap ........................................................................................
graaf ........................................................................................
kraak ........................................................................................
saag ........................................................................................
maag ........................................................................................
bees ........................................................................................
streep ........................................................................................
kreef ........................................................................................

| LU 3.4 | |
|---|---|

**Table 4.22**




**Figure 4.9**

| LU 4.1 | |
|---|---|

**Table 4.23**

#### 4.3.6.3 'n Speltoets

- Kyk of jy al hierdie verkleinwoorde reg kan skryf.

boek ..........................................................................................

trein ..........................................................................................

rot ........................................................................................
maat ........................................................................................
bad ........................................................................................
kind ........................................................................................
doring ........................................................................................
vlieg ........................................................................................
brood ........................................................................................
duif ........................................................................................
stroom ........................................................................................
blaar ........................................................................................
poot ........................................................................................
pruim ........................................................................................
toon ........................................................................................
ketting ........................................................................................
seun ........................................................................................
tulp ........................................................................................
kat ........................................................................................
koning ........................................................................................
voël ........................................................................................
gans ........................................................................................
wurm ........................................................................................
kou ........................................................................................

- Hoe het jy gevaar? Kleur een prent in.




**Figure 4.10**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 6.1 | | LU 6.2 | |

**Table 4.24**

- Juffrou lees hierdie toespraak van die skoolhoof aan die leerders, terwyl hulle die woorde volg.
- Die leerders moet mooi luister en die vrae beantwoord.

Die skool het biblioteekboeke nodig. Ons vra elke klas om ten minste vyfhonderd rand binne die volgende twee weke op een of ander manier in te samel. Dit sal julle klasprojek vir hierdie kwartaal wees.

Ons wil almal aanmoedig om deel te neem aan die projek. Dit kan nie alleen prettig wees nie, maar met die fondse sal ons interessante leesstof vir die biblioteek kan aankoop.

Bespreek en besluit watter vorm julle klas se projek gaan aanneem.

Luister na almal se idees en besluit wat die beste een sal wees. Hier is ‘n paar idees.




**Figure 4.11**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.1 | | LU 1.4 | |

**Table 4.25**

- Beantwoord die volgende vrae.

1. Skryf oor in jou eie woorde wat die skoolhoof gesê het.
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................
2. Hoeveel geld moet elke klas insamel?
   ........................................................................................................................................
3. Hoe lank kry julle vir die klasprojek?
   ........................................................................................................................................
4. Wat gaan die skool met die geld maak?
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................
5. Dink jy dit is ‘n goeie plan om so geld in te samel? Gee jou redes.
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................
   ........................................................................................................................................

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.1 | | LU 2.5 | | LU 4.4 | | LU 4.7 | |

**Table 4.26**

- Hierdie diagram wys wat die leerders in Debbie se klas moet bespreek.




**Figure 4.12**

- Debbie se klas het besluit om sjokolade te maak en te verkoop.
- Dink aan ‘n paar redes waarom hulle dink dit is die beste plan.

1.
2.
3.
4.
5.
6.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.1 | | LU 3.1 | | LU 5.3 | | LU 5.4 | |

**Table 4.27**

1. Verdeel in klein groepies van vier en bespreek wat julle dink Debbie se klas hierdie sjokolade-lekkers behoort te noem.

- Dit moet ‘n oorspronklike naam wees.
- Dit moet ‘n aantreklike naam wees.
- Voltooi: Ons het besluit die naam moet ........................................... wees.

2. Besluit in watter vorm hulle gesny moet word, byvoorbeeld:



**Figure 4.13**

Voltooi: Ons het besluit die vorm van die lekkers moet so wees:
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................
........................................................................................................................................

- As julle twee vir R1 verkoop, moet julle .................... lekkers maak sodat julle R500 kan insamel.
- Julle wil 1 000 lekkers hê. Hoeveel kinders moet elk 50 lekkers maak? ............................. kinders.

| LU 5.1 | | LU 5.4 | | LU 5.5 | |
|---|---|---|---|---|---|

**Table 4.28**

- Kies die houer wat jy dink die beste is om die lekkers in te sit.
- Gebruik die vloeidiagram om te wys watter stappe gevolg moet word om die houer van jou keuse te maak.




**Figure 4.14**

| LU 4.2 | | LU 4.4 | | LU 5.5 | |
|---|---|---|---|---|---|

**Table 4.29**

### 4.3.6.4 Die resep

- Hier is die resep vir die sjokolade-lekkers wat hulle gebruik het.
- Bring die bestanddele klas toe en maak dié sjokolade-lekkers.

125 g margarien
2 pakke Marie-beskuitjies (fyn)
500 g versiersuiker
40 g kakao
3 eiers, geklits
5 ml vanieljegeursel

1. Smelt die margarien oor lae hitte in ‘n groot kastrol.
2. Voeg kakao by versiersuiker en roer dit by die margarien.
3. Voeg geklitste eiers, fyn beskuitjies en vanielje-geursel by en meng deeglik.
4. Druk die mengsel styf vas in ‘n plat pan $\pm$ 24 $\times$ 36 cm.
5. Plaas in yskas om koud te word.
6. Sny in blokkies.

- Hoe smaak die sjokolade-lekkers? Skryf:

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

.........................................................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.6 | | LU 5.1 | | LU 5.4 | |

**Table 4.30**

### 4.3.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:*****LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne ‘n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aandagtig luister en reageer op ‘n uitgebreide stel instruksies;

***Assesseringstandaard 1.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met genot na stories, gedigte, liedjies en ander mondelinge tekste luister en begrip toon:

1.4.5 vrae oor ‘n mondelinge teks beantwoord;

***Leeruitkomste 2:*****PRAAT:** Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne ‘n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gesels oor persoonlike ervarings en algemene nuusgebeure en gevoelens en menings daaroor uitdruk;

***Assesseringstandaard 2.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder deelneem aan klas- en groepbesprekings:

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

***Assesseringstandaard 3.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder visuele en prente-leidrade gebruik om betekenis te skep;

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis skep uit geskrewe teks:

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder tekste lees op hul eie en gebruik maak van ‘n verskeidenheid strategieë om betekenis te skep;

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankkennis vaslê:

***Leeruitkomste 4:*****SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder toenemend leesbaar skryf:

***Assesseringstandaard 4.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder pre-skryfstrategieë gebruik om ‘n skryfstuk te begin:

***Assesseringstandaard 4.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skryfstukke hersien:

***Assesseringstandaard 4.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik en skryf sodat ander kan verstaan:

***Assesseringstandaard 4.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepaste grammatikale strukture en skryfkonvensies gebruik;

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal gebruik om konsepte te ontwikkel:

***Assesseringstandaard 5.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal gebruik om te ondersoek:

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige navorsing doen:

***Assesseringstandaard 5.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting verwerk:

***Leeruitkomste 6*****: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK:** Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klanke in verband bring met letters en woorde:

***Assesseringstandaard 6.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder met woorde werk.

## 4.4 Lank, lank gelede - 01[4]

### 4.4.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.4.2 Lank lank gelede

### 4.4.3 OPVOEDERS AFDELING

### 4.4.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig “Wense” bied aan die leerders die geleentheid om oor hulle wense te praat. Hulle probeer dan om hulle eie gedig te skep en lees dit vir die klas voor.

Op hierdie stadium is kinders baie geïnteresseerd in dinosourusse. Hulle luister eers na ‘n gedeelte wat die opvoeder voorlees, bespreek dit en beantwoord vrae daaroor.

Hulle gebruik ‘n woordeboek om die betekenis van woorde te bepaal.

Hulle besoek die biblioteek om die opdrag oor ‘n projek te voltooi en doen sodoende naslaanwerk. Leeswerk bestaan uit die storie van Blits die dinosourus wat saam met sy maatjie, Steekman verdwyn en by die leerders te voorskyn kom. Leerders verdeel in groepe en bespreek die probleem wat hulle het toe die twee hulle vra om hul huistoe te neem. Die leerders probeer oplossings soek.

- SKRIF

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29747/1.1/>.

Rympies word geskryf om lopende skrif te oefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Verkleinwoordjies soos dam – dammetjie; ring – ringetjie en trappe van vergelyking word geleer.

### 4.4.5 LEERDERS AFDELING

### 4.4.6 Inhoud

- Luister na die gedig.
- Lees en leer die gedig.
- Versier die bladsy.

Ek wens, ek wens ek was die wind
wat suis deur die takke dig,
ek sou dan deur die skrefies glip
en elke teeparty ontwrig.
Ek wens, ek wens ek was binne-in
'n seepbel glad en rond,
ek sou dan bo die berge dryf
en nooit terugkeer na die grond.
Ek wens, ek wens ek was 'n vlieër
om saam met die wind te ry,
oor dakke, stede en riviere,
tot bo by die maan verby.
G.J.M
Hoe goed het jy geluister?
1. Vertel vir Juffrou wat die digter in elke versie sê.
2. Hoe voel jy oor die drie wense? Gee redes.
3. Verdeel in klein groepies en bespreek wat jy nog sou kon doen as jy die wind was; in 'n seepbel rondgesweef het; 'n vlieër was.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.2 | | LU 1.4 | | LU 2.5 | |

**Table 4.31**

- Skryf jou eie gedig oor "Wense".
- Begin so . . ...

Ek wens, ek wens ek was . . ...
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................
.................................................................................................................................

- Lees jou gedig vir die klas.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 2.2 | | LU 4.2 | |

**Table 4.32**




**Figure 4.15**




**Figure 4.16**

- Lees hierdie instruksies

1. Luister aandagtig en konsentreer op die inligting terwyl Juffrou voorlees. Hou die prente byderhand.
2. Maak seker dat jy weet wat die hoofgedagte is.
3. Luister ook na die besonderhede, soos wanneer hierdie gebeurtenisse plaasgevind het? Hoe het die karakters gelyk? Wat was hulle name? ens.
4. As daar enige twyfel bestaan, kan vrae daarna gevra word.
5. Miskien het jy al films gesien wat oor hierdie onderwerp handel. Jy sal dan kan deelneem aan die besprekings wat sal volg.
6. Dink aan jou gevoelens terwyl Juffrou die inligting voorlees.
7. Baie belangrik: luister na die beskrywings, uitdrukkings en kommentaar van jou klasmaats.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.1 | | LU 3.3 | |

**Table 4.33**

# 4.5 Lank, lank gelede - 02[5]

## 4.5.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.5.2 Lank lank gelede

## 4.5.3 OPVOEDERS AFDELING

## 4.5.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig “Wense” bied aan die leerders die geleentheid om oor hulle wense te praat. Hulle probeer dan om hulle eie gedig te skep en lees dit vir die klas voor.

Op hierdie stadium is kinders baie geïnteresseerd in dinosourusse. Hulle luister eers na ‘n gedeelte wat die opvoeder voorlees, bespreek dit en beantwoord vrae daaroor.

Hulle gebruik ‘n woordeboek om die betekenis van woorde te bepaal.

Hulle besoek die biblioteek om die opdrag oor ‘n projek te voltooi en doen sodoende naslaanwerk. Leeswerk bestaan uit die storie van Blits die dinosourus wat saam met sy maatjie, Steekman verdwyn en by die leerders te voorskyn kom. Leerders verdeel in groepe en bespreek die probleem wat hulle het toe die twee hulle vra om hul huistoe te neem. Die leerders probeer oplossings soek.

- SKRIF

Rympies word geskryf om lopende skrif te oefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Verkleinwoordjies soos dam – dammetjie; ring – ringetjie en trappe van vergelyking word geleer.

## 4.5.5 LEERDERS AFDELING

## 4.5.6 Inhoud

- Volg met jou vinger terwyl Juffrou die inligting voorlees.
- Luister aandagtig na die vreemde name wat hulle beteken en hoe hulle uitgespreek word.

[5] This content is available online at <http://cnx.org/content/m29748/1.1/>.

#### 4.5.6.1 Lank, lank, lank gelede

Dit was SO lank gelede .....

nie ‘n honderd nie,

nie ‘n duisend nie,

nie ‘n miljoen nie,

Maar baie, baie miljoene jaar gelede dat daar verskillende soorte dinosourusse op die aarde gelewe het.

Die woord “dinosourus” beteken “verskriklike akkedis”.

Hierdie dinosourusse het op die aarde rondgedwaal op soek na kos.

Sommige van hulle was planteters (herbivore) en ander was vleiseters (karnivore).Die planteters soos die Brontosourus, Diplodokus, Stegosourus en die Triseratops het die blare van varings, bosse en bome geëet. Die vleiseters soos die wreedaardige Tirannosourus Rex het die planteters en hul kleintjies gejag.

“Brontosourus” beteken “donderende akkedis”, heelwaarskynlik omdat dit so groot en lank was dat as dit beweeg het, dit soos donder geklink het.

Die Brontosourus het ‘n baie groot lyf met ‘n lang, sterk swaaiende stert gehad. Sy nek was lank en dun en sy kop baie klein.

Die Diplodokus was enorm en het effens na die Brontosourus gelyk.

Die Stegosourus het rye lang skerp punte langs sy rug af gehad. Hierdie skerp punte het tot aan die onderpunt van sy kragtige stert voorgekom. Aan die onderpunt van sy stert het vier sterk horings gegroei. Hierdie horings is gebruik om aanvallende vyande weg te hou. Die Stegosourus het stadig beweeg. Sy nek was kort en hy het die blare van varings en bosse geëet.

Die Triseratops het sterk horings op sy voorkop en een op sy neus gehad. Om sy nek was ‘n groot benerige kraag om sy skouers te beskerm. As ‘n Tirannosourus Rex hul kleintjies bedreig het, het die Triseratops dinosourusse ‘n sirkel gevorm met die kleintjies in die middel, na vore gedraai en so die vyand afgeskrik.

Tirannosourus Rex beteken “koning van die tiran-reptiele”. Dit was die grootste, wreedste vleis-etende dinosourus. Dit was omtrent so lank soos vier motors, so hoog soos die hoogste kameelperd en het lang skerp tande gehad. Dit kon baie vinnig op sy sterk agterpote hardloop. Sy voorpote was dun en kort en is heelwaarskynlik net gebruik om sy prooi mee vas te gryp.

Die meeste dinosourusse se lywe was beskerm met dik velle met skubbe. Sommige dinosourusse was besonder klein, maar hulle kon baie vinnig beweeg.

Die seë en riviere was vol van ‘n menigte wrede reptiele en visagtige dierasies. Hulle moes na die oppervlakte kom vir suurstof. Hulle het hul eiers op die strand gelê.

Daar was ook baie soorte vlieënde reptiele. Sommige was klein en ander was groot. Die Pterosourus het geen vere gehad nie. Dit het ‘n lang bek met tande gehad. “Pterosourus” beteken “gevleuelde reptiel”. Sommige vlieënde reptiele het baie lang sterte gehad. Hierdie voëlagtige reptiele kon baie goed sien.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.2 | | LU 3.1 | | LU 3.5 | |

**Table 4.34**

Vir jou om te doen:

- Vra vrae oor enigiets wat jy nie verstaan nie.
- Lees “Lank, lank gelede” vir ‘n maat.
- Lees dit vir Juffrou.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.4 | | LU 2.5 | | LU 3.2 | |

**Table 4.35**

- Beantwoord die vrae oor “Lank, lank gelede” op p. 5 en doen die volgende aktiwiteite:

1. Gebruik 'n woordeboek en slaan na wat hierdie woorde beteken.
   wreedaardige : ..........................................................................................................
   enorm : ..........................................................................................................
   bedreig : ..........................................................................................................
   tiran : ..........................................................................................................
   2. Lees weer die storie en soek 'n ander woord wat dieselfde beteken as:
   wreedaardige ..................................................................
   enorm ..................................................................
   kragtige ..................................................................
   planteters ..................................................................
   vleiseters ..................................................................
   donderende akkedis ..................................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.5 | | LU 6.2 | |

**Table 4.36**

- Kyk na die prente en maak jou eie tekeninge.
- Bespreek watter kenmerke hulle het wat dieselfde is (ooreenkomste).
- Wat is anders? (verskille)

Die Brontosourus
Tirannosourus Rex

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.4 | | LU 2.8 | | LU 3.1 | |

**Table 4.37**

- Skryf oor hulle ooreenkomste en verskille.

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.6 | | LU 4.7 | | LU 5.2 | |

**Table 4.38**

- Skryf versigtig en netjies oor.




Figure 4.17

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

Table 4.39

# 4.6 Lank, lank gelede - 03[6]

## 4.6.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.6.2 Lank lank gelede

## 4.6.3 OPVOEDERS AFDELING

## 4.6.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig "Wense" bied aan die leerders die geleentheid om oor hulle wense te praat. Hulle probeer dan om hulle eie gedig te skep en lees dit vir die klas voor.

Op hierdie stadium is kinders baie geïnteresseerd in dinosourusse. Hulle luister eers na 'n gedeelte wat die opvoeder voorlees, bespreek dit en beantwoord vrae daaroor.

Hulle gebruik 'n woordeboek om die betekenis van woorde te bepaal.

Hulle besoek die biblioteek om die opdrag oor 'n projek te voltooi en doen sodoende naslaanwerk. Leeswerk bestaan uit die storie van Blits die dinosourus wat saam met sy maatjie, Steekman verdwyn en by die leerders te voorskyn kom. Leerders verdeel in groepe en bespreek die probleem wat hulle het toe die twee hulle vra om hul huistoe te neem. Die leerders probeer oplossings soek.

- SKRIF

Rympies word geskryf om lopende skrif te oefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Verkleinwoordjies soos dam – dammetjie; ring – ringetjie en trappe van vergelyking word geleer.

## 4.6.5 LEERDERS AFDELING

## 4.6.6 Inhoud

### 4.6.6.1 Verkleinwoorde

- Kyk hoe word die medeklinker verdubbel in hierdie woorde met kort, toe lettergrepe.

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29750/1.1/>.

| | | |
|---|---|---|
| ‘n Groot dam | | ‘n Klein dammetjie |

**Table 4.40**

- Verander hierdie woorde en skryf die verkleinwoorde.

bal balletjie
man ..............................................................
sin ..............................................................
tol ..............................................................
stem ..............................................................
blom ..............................................................
mol ..............................................................
ster ..............................................................
stal ..............................................................
bul ..............................................................
drom ..............................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 4.6 | |

**Table 4.41**

- Lees die instruksies versigtig.
- Besoek die biblioteek en kry boeke of tydskrifte wat handel oor “dinosourusse”. Lees die boeke en bestudeer die prente.

Doen die volgende projek.
1. Eerste bladsy: Maak ‘n buiteblad vir jou projek. Skryf jou naam daarop. Versier dit.
2. Tweede bladsy: Kies enige drie soorte dinosourusse waaroor jy gelees het. Skryf kort aantekeninge oor elkeen onder die volgende opskrifte:
Hoe het hulle gelyk?
Wat het hulle geëet?
3. Derde bladsy: Maak tekeninge met byskrifte van hierdie drie dinosourusse.
4. Vierde bladsy: Ontwerp ‘n plakkaat om te gebruik as ‘n advertensie vir velroom of tandepasta. Daar moet gebruik gemaak word van ‘n dinosourus in die advertensie.
· Jou produk moet ‘n oorspronklike naam hê.
· Dit moet aantreklik wees sodat almal dit sal wil koop.
· Dit moet kleurvol wees.
· Skryf ‘n kort, relevante slagspreuk daarby.
5. Vyfde bladsy: Skryf ‘n paragraaf en gee jou redes waarom dinosourusse uitgesterf het. Begin so:
“Ek dink . . ...”
6. Sesde bladsy: Voltooi ‘n bibliografie met die outeurs se name in alfabetiese orde (boeke wat jy gebruik het).
7. Kram die bladsye aan mekaar vas.
8. Gee die voltooide projek volgende week vir jou Juffrou.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.1 | | LU 3.2 | |
| LU 3.5 | | LU 4.5 | |
| LU 5.1 | | LU 5.4 | |

**Table 4.42**

- Skryf versigtig en netjies oor.




**Figure 4.18**

| LU 4.1 | |
|---|---|

**Table 4.43**

#### 4.6.6.2 Verkleinwoorde

- Verander hierdie woorde en skryf die verkleinwoorde.

'n Groot ….. 'n Klein…..
ring ringetjie
slang..................................................................
gang..................................................................
stang..................................................................
long..................................................................
tong..................................................................
wang..................................................................
string..................................................................
kring..................................................................
tang..................................................................

- Skryf die vroulik van:

hings ..................................................................
bul ..................................................................
beer ..................................................................

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 4.6 | |

**Table 4.44**

## 4.7 Lank, lank gelede - 04[7]

### 4.7.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.7.2 Lank lank gelede

### 4.7.3 OPVOEDERS AFDELING

### 4.7.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

[7]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29756/1.1/>.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig "Wense" bied aan die leerders die geleentheid om oor hulle wense te praat. Hulle probeer dan om hulle eie gedig te skep en lees dit vir die klas voor.

Op hierdie stadium is kinders baie geïnteresseerd in dinosourusse. Hulle luister eers na 'n gedeelte wat die opvoeder voorlees, bespreek dit en beantwoord vrae daaroor.

Hulle gebruik 'n woordeboek om die betekenis van woorde te bepaal.

Hulle besoek die biblioteek om die opdrag oor 'n projek te voltooi en doen sodoende naslaanwerk. Leeswerk bestaan uit die storie van Blits die dinosourus wat saam met sy maatjie, Steekman verdwyn en by die leerders te voorskyn kom. Leerders verdeel in groepe en bespreek die probleem wat hulle het toe die twee hulle vra om hul huistoe te neem. Die leerders probeer oplossings soek.

- SKRIF

Rympies word geskryf om lopende skrif te oefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Verkleinwoordjies soos dam – dammetjie; ring – ringetjie en trappe van vergelyking word geleer.

## 4.7.5 LEERDERS AFDELING

## 4.7.6 Inhoud

- Hierdie storie se naam is "Blits".
- Kan jy raai wie en wat "Blits" is?
- Lees die storie saggies deur.
- Kyk of jy al die woorde reg kan uitspreek.
- Lees dan die storie vir Juffrou.

### 4.7.6.1 Blits Deel 1

Toe Blits, die baba Brontosourus/dinosourus uit die eier gebroei het, was hy net so lank soos jou liniaal.

Sy mammie was baie, baie groter as hy.

Sy het afgebuig, aan hom gesnuif-snuif en gedink – "Hy is so klein!. Hoe sal ek hom ooit kan voer of beskerm? Wanneer sal hy ooit so groot wees soos ek?

O aarde! O liewe tyd!"

Maar Blits spring kiertsregop, staan stewig op sy agterbene, swaai sy stert, wat nie so lank was nie, agter hom en kyk sy moeder aan met die pragtigste dinosourus-glimlag denkbaar.

"Ek's honger!" sê hy.

Mammie lag en stap na die naaste takke van die bome in die moerasagtige woud. Sy wys vir Blits hoe sy die smaaklike vars blare afruk en haar nek rek om by te kom. Blits doen presies soos sy ma vir hom demonstreer. Hulle smul aan die heerlike sappige blare.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 2.8 | | LU 3.3 | |

**Table 4.45**

- Skryf versigtig en netjies oor.

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

- Kyk mooi na oop en toe lettergrepe en kort en lang lettergrepe.

mooi mooier mooiste
soet soeter soetste
vet vetter vetste
groot groter grootste
vroeg vroeër vroegste

- Kies die woorde wat in hierdie sinne moet pas.

1. My hond is v…….. as joune.
2. Wie se prent is die …………
3. Ek staan …………... op as my boetie.
4. Hierdie koek is die g……………
5. Juffrou soek die s…………... kind.
6. Ons haan het die ……………... gekraai.
7. Die rooi koeldrank is ………….. as die groene.
8. My fiets is g……….. as joune.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 6.2 | |

**Table 4.46**

- Lees die storie eers self deur.
- Lees dit vir Juffrou.

### 4.7.6.2 Blits Deel 2

Blits het nooit te ver van sy moeder afgedwaal nie.

Hoewel hulle baie maats in die bos gehad het, was daar ook baie vyande. Verskeie kere moes sy ma verwoed tekere gaan om ‘n honger, astrante Tirannosourus Rex, of T-Rex, te verwilder. Hierdie vleiseters was sterk en geweldig wreed.

Hulle het die planteters ongenadiglik gejag en saggies van agter bekruip. Menige Brontosourus-baba is al so onverhoeds gevang. Selfs die volwasse dinosourusse was hulle prooi.

Mammie Brontosourus het haar lang dun nek en sterk, swaaiende stert gebruik om haar en haar seun te beskerm. Sy was gelukkig om nog elke keer die bloeddorstige T-Rex af te skrik. Sy was altyd op haar hoede, selfs as hulle so rustig staan en eet aan die sappige blare van die varings en bome.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.3 | | LU 3.5 | |

**Table 4.47**

- Skryf versigtig en netjies oor.




**Figure 4.19**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 4.48**

- Kyk weer na oop en toe lettergrepe en kort en lang lettergrepe.

laat later laatste
hoog hoër hoogste

kort korter kortste
goed *beter *beste
baie *meer *meeste

- Kies die woorde wat in hierdie sinne moet pas.

1. Hy sal ………… eers kom.
2. Jan spring die …………… .
3. My voet is k………… as joune.
4. Ek het …………….. as jy in die toets gedoen.
5. Die blou span het die ………….. punte behaal.
6. Hierdie veld het die …………………… blomme.
7. San trek die …………………. vuurhoutjie.
8. Gert het ……………… albasters as Sarel.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.4 | | LU 6.2 | |

**Table 4.49**

# 4.8 Lank, lank gelede - 05[8]

## 4.8.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.8.2 Lank lank gelede

## 4.8.3 OPVOEDERS AFDELING

## 4.8.4 Memorandum

Inleiding

Die ICS modules in Graad 3 moedig leerders aan om wyd te lees, fiksie sowel as nie-fiksie. Daar word baie geleenthede geskep vir leerders om te skryf, woordeskat uit te bou en taal te gebruik. Hierdie vaardighede word onderskryf deur tegnieke en strategieë om bewus te raak van klanke. Woordherkenning en begripsvaardighede word geoefen en nuwe klanke word sistematies aangeleer.

Die leeruitkomstes vir Graad 3 word doeltreffend geïntegreer sodat leerders kan skryf oor dit wat hulle gehoor het, bespreek het en gelees het. Die onderwerpe wat vir die modules gekies is, sal vir die leerders in Graad 3 interessant wees aangesien dit in hulle ervaringsveld val. Ander leerareas soos Wiskunde en Lewensoriëntering word ook dikwels geïntegreer.

Alle aspekte van geletterdheid soos in die leeruitkomstes en assesseringstandaarde vir Graad 3 uiteengesit word is vervat in die 8 modules. Met die vaslegging, konsoldering en toepassing hiervan asook die kritieke en ontwikkelingsuitkomstes sal leerders in staat wees om in hulle huistaal te kan dink en redeneer.

Tydskedule

Daar word voorgestel dat plus-minus twee modules per kwartaal voltooi word. Alle leerders behoort al agt modules deur te werk sodat hulle die nodige onderrig in skrifgeletterdheid en klanke kan ontvang.

- LUISTER, PRAAT, LEES EN SKRYF

Die gedig “Wense” bied aan die leerders die geleentheid om oor hulle wense te praat. Hulle probeer dan om hulle eie gedig te skep en lees dit vir die klas voor.

[8]This content is available online at <http://cnx.org/content/m29759/1.1/>.

Op hierdie stadium is kinders baie geïnteresseerd in dinosourusse. Hulle luister eers na ‘n gedeelte wat die opvoeder voorlees, bespreek dit en beantwoord vrae daaroor.

Hulle gebruik ‘n woordeboek om die betekenis van woorde te bepaal.

Hulle besoek die biblioteek om die opdrag oor ‘n projek te voltooi en doen sodoende naslaanwerk. Leeswerk bestaan uit die storie van Blits die dinosourus wat saam met sy maatjie, Steekman verdwyn en by die leerders te voorskyn kom. Leerders verdeel in groepe en bespreek die probleem wat hulle het toe die twee hulle vra om hul huistoe te neem. Die leerders probeer oplossings soek.

- SKRIF

Rympies word geskryf om lopende skrif te oefen.

- KLANKE EN WOORDBOU

Verkleinwoordjies soos dam – dammetjie; ring – ringetjie en trappe van vergelyking word geleer.

## 4.8.5 LEERDERS AFDELING

## 4.8.6 Inhoud

- Lees die storie ‘n paar keer.

#### 4.8.6.1 Blits Deel 3

Eendag lê Blits en sy beste maatjie, Steekman die Stegosourus, in die koelte van ‘n groot boom in die bos. Hulle magies was vol en hulle was moeg en lui.

Toe klap Flappie, die Ptesourus, sy vlerke hard bokant hulle koppe, pyl op hulle af en land op ‘n tak langs hulle. ”Dag Flappie”, sê hul altwee. “Jy’s darem baie gelukkig dat jy vlerke het.” “Ek wens ek kon vlieg”, sê Blits.

Dadelik was daar ‘n gedonder en ‘n gedruis wat oor die aarde weerklink het. Die grond het gebewe en ewe skielik was dit pikdonker. Al wat Mammie Brontosourus en Mammie Stegosourus kon sien, was ‘n donker stofwolk waar hul kleintjies gelê het. Hulle hardloop daarheen en roep vreesbevange uit, “Blits! Steekman! Waar is julle?” Maar daar was geen antwoord nie.

Nadat hulle vir ure gesoek het, hoor hulle skielik ‘n stemmetjie baie, baie ver weg. Hulle kyk op en sien twee swart spikkels hoog in die lug.

“Dis ons”, sê die swart spikkels. “Kyk, Mammie, ons het vlerke! Ons kan vlieg!” En daar vlieg die spikkels weg.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 3.3 | | LU 3.5 | | LU 6.1 | |

**Table 4.50**

Bespreek.

1. Dink julle Flappie het iets daarmee te doen gehad dat hulle wens waar geword het? Gee redes.
2. As Flappie niks daarmee te doen gehad het nie, verduidelik wat jy dink gebeur het.
3. Vertel vir mekaar wat julle dink met Blits en Steekman gebeur het nadat hulle weggevlieg het.

- Waarheen het hulle gegaan?
- Het hulle teruggekom? Wanneer? Hoe?

4. Bespreek hoe julle dink hulle Mammies gevoel het.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.5 | | LU 3.2 | | LU 5.2 | | LU 5.3 | |

**Table 4.51**

- Skryf versigtig en netjies oor.




**Figure 4.20**

| | |
|---|---|
| LU 4.1 | |

**Table 4.52**

- Skryf nou jou eie einde van die storie. Vertel van die avonture wat hulle gehad het en van hulle terugkoms (as jy dink hulle het teruggekom!)
- Kies ‘n titel vir jou storie.
- Lees jou storie vir die klas.

Titel

.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................
.............................................................................................................................

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.4 | | LU 2.8 | | LU 4.2 | | LU 4.3 | | LU 4.5 | |

**Table 4.53**

- Lees die dialoog tussen Blits en Steekman en teken gepaste prente om die storie te voltooi.

Blits en Steekman val op die grond.




**Figure 4.22**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.4 | | LU 3.2 | |

**Table 4.54**

As twee dinosourusse wat so groot soos julle is vir julle in die straat raakloop en sê,
"Hello. Ons is verlore. Sal jy ons saam met jou huis toe neem? Ek is Blits en dit is my maatjie, Steekman.
……… dan sal julle PROBLEME hê, baie probleme!!

- Verdeel in groepe van vier en bespreek AL die probleme wat jy sal hê as jy sê: "Goed, kom saam met my huis toe".
- Skryf al die probleme hier neer.

1.
2.
3.
4.
5.

6.
7.
8.
9.
10.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 4.2 | | LU 4.7 | | LU 5.2 | | LU 5.3 | |

**Table 4.55**

- Jou groep moet besluit wat julle GROOTSTE PROBLEEM sal wees. Kies uit die lys van probleme wat julle opgestel het.
- Skryf:

Ons grootste probleem sal wees om

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

- Soek oplossings vir hierdie grootste probleem.
- Skryf hulle hier.

1.
2.
3.
4.
5.
6.

- Bespreek in die groep watter oplossing die beste sal wees vir julle grootste probleem.
- Skryf:
- Ons beste oplossing is om

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.2 | | LU 2.5 | | LU 4.2 | | LU 5.2 | |

**Table 4.56**

- Hoe gaan julle vir die klas vertel van julle beste plan (oplossing)? Miskien gaan een van julle net vir hulle vertel of
- Miskien wil julle die oplossing dramatiseer.
- Elkeen moet dan besluit wat hy gaan doen en wat hy gaan sê.
- Vra die klas om kommentaar te lewer.

Skryf: Dit is ons plan.

..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................
..........................................................................................................................................

- Kommentaar van die klas.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.7 | | LU 4.3 | | LU 5.3 | | LU 5.4 | |

**Table 4.57**

#### 4.8.6.2 Idiome

- Lees die idiome.
- Bespreek hul betekenisse.
- Maak sinne met die idiome.




**Figure 4.23**

- Sinne.

.........................................................................................................................................
.........................................................................................................................................
.........................................................................................................................................
.........................................................................................................................................
.........................................................................................................................................
.........................................................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.2 | | LU 3.2 | | LU 4.3 | |

**Table 4.58**




Figure 4.24

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 2.8 | | LU 3.1 | | LU 3.5 | |

Table 4.59

# Attributions

Collection: *Afrikaans Huistaal Graad 3*
Edited by: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/col11109/1.1/
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Vakansie-jolyt - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26952/1.1/
Pages: 1-6
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Vakansie-jolyt - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26953/1.1/
Pages: 6-12
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Vakansie-jolyt - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26954/1.1/
Pages: 12-19
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Vakansie-jolyt - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26955/1.1/
Pages: 19-24
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Vakansie-jolyt - 05"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26956/1.1/
Pages: 24-27
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dierestories - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26957/1.1/
Pages: 27-34
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dierestories - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26958/1.1/
Pages: 34-40
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dierestories - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26959/1.1/
Pages: 40-47
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dierestories - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26960/1.1/
Pages: 47-53
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dierestories - 05"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26961/1.1/
Page: 53
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 01 - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26998/1.1/
Pages: 55-62
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 01 - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m27014/1.1/
Pages: 62-69
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 01 - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m27021/1.1/
Pages: 69-78
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 01 - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m27023/1.1/
Pages: 78-84
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 02 - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m27030/1.1/
Pages: 84-91
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 02 - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m27038/1.1/
Pages: 91-98
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 02 - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29072/1.1/
Pages: 98-104
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 03 - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29096/1.1/
Pages: 105-112
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 03 - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29114/1.1/
Pages: 112-118
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 03 - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29140/1.1/
Pages: 118-126
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Muggie Deel 03 - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29149/1.1/
Pages: 126-133
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Renier se Dagboek - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29155/1.1/
Pages: 133-139
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Renier se Dagboek - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29158/1.1/
Pages: 139-144
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Renier se Dagboek - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29161/1.1/
Pages: 144-152
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Renier se Dagboek - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29166/1.1/
Pages: 152-158
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Renier se Dagboek - 05"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29170/1.1/
Pages: 158-163
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Debbie se Dagboek - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29742/1.1/
Pages: 165-173
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Debbie se dagboek - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29744/1.1/
Pages: 174-180
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Debbie se dagboek - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29746/1.1/
Pages: 180-189
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lank, lank gelede - 01"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29747/1.1/
Pages: 189-192
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lank, lank gelede - 02"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29748/1.1/
Pages: 193-196
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lank, lank gelede - 03"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29750/1.1/
Pages: 197-200
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lank, lank gelede - 04"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29756/1.1/
Pages: 200-204
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lank, lank gelede - 05"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m29759/1.1/
Pages: 204-212
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

**About Connexions**
Since 1999, Connexions has been pioneering a global system where anyone can create course materials and make them fully accessible and easily reusable free of charge. We are a Web-based authoring, teaching and learning environment open to anyone interested in education, including students, teachers, professors and lifelong learners. We connect ideas and facilitate educational communities.

Connexions's modular, interactive courses are in use worldwide by universities, community colleges, K-12 schools, distance learners, and lifelong learners. Connexions materials are in many languages, including English, Spanish, Chinese, Japanese, Italian, Vietnamese, French, Portuguese, and Thai. Connexions is part of an exciting new information distribution system that allows for **Print on Demand Books**. Connexions has partnered with innovative on-demand publisher QOOP to accelerate the delivery of printed course materials and textbooks into classrooms worldwide at lower prices than traditional academic publishers.